144

# PSALM 144



Loof God die Heer, Hy gun my al-tyd by - stand.



Hy leer my hoe om in die stryd te veg.



Hy on - der-steun my al-tyd teen die vy - and,



vir oor - log voer, leer Hy my vin -gers reg.

1(b)

Ek skuil by Hom, my rots, wat ek ver - trou,

Hy wat my volk trou on-der -da - nig hou.

Dit is die Heer wat my so vaar - dig maak.

Hy is die skild wat vei -lig oor my waak.

2.

**Wat is die *mens dat U tog U ver*werdig**
**om soveel *aandag dan aan* hom te gee?**
**Wat steek daar *in die mens***
***wat dit reg*verdig**
**dat U, Heer, *liefde aan hom* bly bestee?**
**'n *Nietigheid, 'n skadu* wat vergaan,**
**'n *asemstoot, oor hom is U be*gaan.**
**U *hou, o Heer, dié nietig*heid in stand,**
**en U be*hoed hom seënend* met u hand.**

**3.**

**Laat skeur die *hemelboog***
***wanneer U* afdaal,**
**laat staan in *rook die hoë* berge, Heer;**
**dié wat U *straf, laat blitse op hul* afstraal,**
**jaag hul daar*mee*, *laat pyl dit* op hul neer.**
**Strek *uit u hand en laat u* sterkte geld,**
**ont*ruk my uit die waters se geweld***
**en *uit die mag van vreemde*linge, Heer,**
**wat leuens ver*tel en wat be*drog prakseer.**

4.

Vir U sing ek 'n lied met eerbetoning
en met die lier wil ek dit begelei.
U wat beslis oor heersers en oor konings,
wat Dawid red, my lied wil ek U wy.
U wat so red, U wat so kan bevry,
maak my ook vry,
red van die swaard ook my.
Red my van hulle wat bedrog prakseer,
die waarheid en die eerlikheid onteer.

**5.**

**Heer, maak ons *seuns sterk bome,***
***hoog, vol* blare.**
**Maak elke *skuur oorlopens* vol met graan.**
**Ons dogters, *Heer, maak hulle hoekpi*lare.**
**Laat teel ons *vee in duisend* talle aan.**
**Laat *niemand bresse in ons* mure slaan,**
**laat *geen geskreeu***
***óp uit ons strate* gaan.**
**Ge*lukkig is die volk en* land gewis**
**vir wie die *Heer die God van* goedheid is.**